SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 30 JUNIE 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid- Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van Henry Simmons, ZS6BFN van Kelvin, op 26 Junie moet aankondig. Ons innige meegevoel gaan aan sy eggenote Gloria, kinders, kleinkinders en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

MEGA-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

NUWE AANLYN SARLPOSDIENS

MAKLIKE MANIER OM BY DIE SARL AAN TE SLUIT

NUUSITEMS

LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING

OORSEESE NUUS

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

MEGA-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

Al die amateurradioklubs in Pretoria hou 'n gesamentlike wintervlooimark op Saterdag 27 Julie 2002. Die vlooimark sal op die Suid-Kampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteits- en Lynwoodweg, gehou word en let op dat die aanvangstyd 10:00 is.

Almal, klubs en persone wat nie aan klubs behoort nie, is welkom.
Kom besoek gerus die Mega-vlooimark in Pretoria. Skakel Almero ZR6RY by (H)(012) 567 3722 of op 082 414 5164, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

NUWE AANLYN SARLPOSDIENS

Hierdie opwindende nuwe diens van die SARL is vir diegene wat 'n afskrif van die weeklikse SARLnuusbulletin per e-pos aan hulle gestuur wil hê. U kan nou vanaf die gemak van u huis of kantoor, uself by die poslys voeg, u voorkeur taal kies of uself van die diens verwyder. Alles is beskikbaar vanaf die SARLtuisblad by www.sarl.org.za.

Vir die van u wat alreeds 'n kopie van die bulletin vanaf die SARL ontvang, u gegewens is alreeds in die sisteem opgeneem. Dus is daar geen rede vir u om enigiets verder te doen nie. Enige toekomstige opgradering of veranderinge van e-posadres kan nou "lewendig" op die SARLweb gedoen word.

NUUSITEMS

SARLnuus verneem dat daar navraag gedoen is oor die relatief groot aantal oorseese berigte wat in die bulletins verskyn. Luisteraars moet onthou dat indien daar geen plaaslike nuusitems van belang vir radioamateurs bekom word nie moet die samestellers noodgedwonge ander bronne tap om sodoende die diens te behou.

Waar is al die klubs? Hoekom word daar nie berigte oor die bedrywighede van die klubs aan SARLnuus gestuur nie? Of is die winterslaap op ons?

Daar word binnekort 'n aflosmaraton gehou wat, so verstaan ons die langste in die wêreld sal wees. Is daar dan geen amateurs wat hierby betrokke is nie? Word die kommunikasie dan oorgelaat aan die selfoonbedryf? Of is daar ander instansies wat hierdie baie belangrike taak gaan verrig?

Daar word besef dat die amateurs oor die algemeen hulle rol om kommunikasie te verskaf in noodtoestande en aan sport en ander bedrywighede, redelik onder die maatemmer verberg. Om hoegenaamd erken te word, soos wat nou die geval was met die amateurs in die VSA, waar die goewerneurs van verskeie deelstate asook die president hulle geloof het vir hulle bydrae by die ramp van 11 September, die brande in verskeie deelstate en menig ander rampe, moet die rol van die amateurs tog aan die publiek bekend gemaak word.

Laat ons tog asseblief hoor van wat in die amateurgeledere gebeur sodat ons dit met ander kan deel.

MAKLIKE MANIER OM BY SARL AAN TE SLUIT

U kan nou aanlyn by die SARL aansluit en onmiddelik toegang verkry tot die bladsye wat vir lede alleen beskikbaar is.
Dit is tot nog toe die eenvoudigste manier om by die wenspan aan te sluit.

Indien u inligting in die roepseinboek verskyn, is dit nog makliker, die webwerf doen al die werk vir jou deur die vorm met besonderhede vanuit die roepseinboek in te vul. Al wat u hoef te doen is om punte by die I's en kruise by die T's te plaas. Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za om een van die eerstes te wees om op hierdie manier aan te sluit.

LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING

'n Aangename verrasing wag op drie nuwe lede wat by die SARL aansluit voor 12 Julie. Drie items is aan die SARL geskenk waarvoor drie name getrek sal word van die wat voor die 12de Julie by die SARL aansluit. Die items is: 'n Tuisalarmstelsel; 'n Telefooninterkomsisteem en; 'n Universele afstandbeheerstel vir TV's ens. Hierdie gelukstrekking is geborg deur Commco.

OORSEESE NUUS

VOLLEDIGE AMATEURRADIOSPAN AAN BOORD VAN IRS

Die Internasionale Ruimtestasieekspedisie 5 bemanning bestaande uit Peggy Whitson KC3ZTD, Russiese ruimtevaarder en bemannings- leier Valery Korzun, RZ3FK en ruimteman Sergei Treschev, RZ3FU, is besig om hulle tuis te maak aan boord van die ruimtestasie. Die aanvullingsgroep 5 is die tweede span wat almal radioamateurs is, wat 'n diensbeurt op die IRS te beurt val. Die ekspedisie 5 span sal 4½ maande in die ruimte wees.

Geskeduleerde Amateurradio op die Ruimtestasie (ARISS) kontakte met skole is geskeduleer om vroeg in Julie weer 'n aanvang te neem, wanneer QSO's in die vooruitsig gestel word met die Progimnasium Rosenfeld in Rosenfeld, Duitsland en die Adler Planetarium en Astronomiemuseum in Chicago. Ander kontakte met skole en opvoedkundige instellings in die VSA en elders word in die vooruitsig gestel.

Wat die uitwerking op die skedulering van vlugte sal wees as gevolg van die verbod wat op die NASA-pendelvloot geplaas is, terwyl ondersoek ingestel word na moontlike lekkasies in brandstofvoerlyne, is nog onbekend. Vlugte is geskeduleer vir Julie, Augustus en Oktober wanneer die Ekspedisie 6 bemanning moet aankom en die huidige span moet huistoe kom.

SONAKTIWITEIT

Die K7VVV sonaktiwiteitvoorspellings (28 Junie 2002): Daar was onlangs bitter min aktiwiteit op die son gewees. Die gemiddelde sonvloed hierdie week was omtrent dieselfde as voorheen en het slegs met 6 punte vermeerder. Die gemiddelde aantal sonvlekke het met 'n bietjie meer as 10 gedaal. Die voorspelling vir die nabye toekoms is gestadigd met sonvloed by 140 vir die volgende week. Dit is nie maklik om dit met groot sekerheid te voorspel nie, maar die geprojekteerde sonvloed word verwag om onder 140 te wees vir die tydperk 9-12 Julie. Hierdie is alles laer as verlede week se voorspelling, wat 'n toename tot 170 voorspel het tot die einde van Junie. Daar is geen getuienis dat dit sal gebeur nie.

FCC AANBEVELING VIR DIE 7 MHz-BAND

Die FCC vra kommentaar oor die voorgestelde aanbevelings van sy Advieskomitee vir die Wêreldradiokommunikasiekonferensie-2003 (WAC). Tussen die komitee se voorgestelde aanbevelings is die plan, wat nog onderhewig is aan verandering, wat 'n wêreldwye amateurtoewysing is vir 7,0 tot 7,3 MHz teen 2010, tot stand sou bring. Die laaste datum vir kommentaar is 12 Julie 2002.

DIT LEWE!!!!!!

Die Amateurradiosatelliet AMSAT OSCAR 7 het uit die dood opgestaan!

Die Amateurgemeenskap is in rep en roer oor die nuus dat die drie- dekade oue Oscar 7 satelliet skielik weer lewendig geword het.
Dit is eers op 21 Junie gehoor deur Pat Gowan, G3IOR, wat GG telemetrie ontvang en opgeneem het op 145,9738MHz vanaf AO-7 en daarna deur verskeie AMSAT-lede gemonitor is. AO-7 is op 15 November 1974 gelanseer en het vir meer as 6 jaar operasioneel gebly.

KLUBNUUS

Boland Amateurradioklub

Boland Amateurradioklub het op Saterdag 22 julie hulle AJV gehou. Die bestuur wat verkies is vir 2002/2003 is: Voorsitter/Tesouier Rassie Erasmus ZS1YT O-Voorsitter/Sekretaris Karl Canitz ZS1KC Redakteur Johan le Roux ZU1LR Skakelbeampte Henry Chamberlain ZS1AAZ Bulletinrooster Rene van Zyl ZS1VR

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur ______________ vanuit ______________ as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX